68

# PSALM 68



Die vy - and vlug as God ver - skyn,
Al is sy ha - ters hoe ge - dug,



soos rook wat voor die wind ver - dwyn,
as Hy ver-skyn, gaan hul-le vlug



soos was in vlam-me sag word.
en uit - me - kaar ge - jaag word.

1 1b 1c 2 2b 3 3b 4 4b 4c 5 5b 6 6b X Lied :

1(b)



Reg - ver - di - ges, dié se - ën Hy,



dié wat ge - trou is, maak Hy bly.



Hul ju - bel in ver - voe - ring.

1(c)

Laat ons 'n pad vir Hom be - rei,

vir Hom wat op die wol - ke ry,

en nou voor Hom ons lof sing.

2.

Oor *eensames ontferm Hy* Hom
op *Sion in sy heilig*dom
en *gee aan hul 'n* woonplek.
Hy *sal die weerloses bes*kerm,
Hom *oor gevangenes ont*ferm,
sy *hande oor hul* uitstrek.

**2(b)**

**Maar *dié wat opstaan teen sy* troon**
**laat *Hy in kaal woestyne* woon,**
**in *dor en barre* lande.**
**Vir *óns, sy volk, het Hy* geseën**
**by *Sinai met oorvloed* reën**
**uit *liefdevolle* hande.**

3.
U het met krag u volk gelei
deur die woestyn en hul bevry;
die aarde het gebewe.
U het die wolk vir hul bestel,
in oorvloed, God van Israel,
die droë land laat lewe.

1 1b 1c 2 2b 3 3b 4 4b 4c 5 5b 6 6b X Lied :

3(b)

U *het die land met reën deur*drenk
en *dit toe aan u volk* geskenk
as *hulle eie* woning.
Voort*vlugtend in hul neder*laag
is *leërs uitmekaarge*jaag,
hoe *magtig ook hul* konings.

4



Die ko-nings moes ver-ward ver - trek
Jy, hoog-ge-kruin-de Ba - sans-berg,



toe sneeu die Sal-mons-berg be - dek
die Si - ons-berg sal jou ver-dwerg,



as te - ken van sy al - mag.
waar God woon in sy al - mag.

# 4(b)



Hy het van Si - na - i ge - kom



met strydwaens na sy hei - lig - dom,



der - dui -sen-de wat skit - ter.

5.
Loof dan die God wat deur sy krag
ons dra en help van dag tot dag.
Hy is vir ons die redder.
Dis Hy wat ons in doodsgevaar
beskerming gee en ons bewaar
maar sondaars sal verpletter.

5(b)
Ons *sien U na u heilig*dom
in *feestelike optog* kom;
my *God,U is my* koning.
Die *stamme loof U in 'n* koor;
die *leiers van u volk loop* voor
in *optog na u* woning.

6.

O *God, wat red, toon u ge*sag,
laat *konings neerbuig voor u* mag,
hul *hande na U* uitsteek.
Tree *op teen dié wat ons ver*trap;
roep *hulle, Heer, tot reken*skap.
Hoor *as ons U om* hulp smeek.

6(b)
Ons *moet aan God 'n lofsang* wy,
aan *Hom wat deur die hemel* ry;
sy *mag reik bo die* wolke.
Er*ken dat Hy almagtig* is,
Hy *wat van die begin af* is.
Kom, *loof Hom alle* volke.